# 30 Junie 1931–1981
# Halfeeufeesfiering
# NH Gemeente Vliegepoort



*Die sierlike Kerkgebou van die Gemeente Vliegepoort.*

# Voorwoord

Op 31 Junie 1981 sal die gemeente Vliegepoort 50 jaar oud wees. Die eerwaarde kerkraad het my gevra om 'n kort historiese oorsig te skryf wat ek as 'n groot voorreg beskou. 'n Volledige geskiedenis van die gemeente moet eerder in die bekwame hande van 'n historikus oorgelaat word.

Uit die beskikbare bronne (wat maar skaars is!) het ek die klem meer laat val op die vroegste geskiedenis. Soveel geskiedenis het alreeds verlore gegaan.

Aan al die vorige leraars wil ek ook net sê, dat ek nie bedoel het om 'n biografie oor hulle te skrywe nie. Die gemeente het gevoel dat hulle met hierdie herdenkingsblad hulde wil bring aan een en elkeen wat hierdie afgelope 50 jaar gewerk en gedien het in hierdie gemeente.

Dit is met groot ootmoed en erkentlikheid dat ons hierdie geskiedenis herdenk wat nie moontlik sou wees sonder die liefde, die genade en leiding van God nie. Ons bring wel hulde aan die gemeentelede, die baanbrekers van gister en eergister, maar die hoogste lof kom aan God toe. Sonder sy seëninge en volmaakte wilsbeskikking sou hier geen kerk of gemeente kon wees nie.

As jonger geslag wil ons saam met die psalmdigter (Ps 78:3) sê: "Wat ons gehoor het en wat ons vaders ons vertel het, sal ons nie verberg vir hulle kinders nie" – die groot wonderdade wat die Here onse God aan ons gedoen het!

Die trane en die sweet, die vreugde en die leed, die stryd en die oorwinning, die teleurstellings en die sukses, die seëninge van 50 jaar word hiermee in herinnering geroep. Soos daardie eerste pioniers geglo het, so glo en bely ons ook vandag: "Jesus Christus is gister en vandag dieselfde en tot in ewigheid." (Heb 13:8). Vir die volgende 50 jaar vertrou ons op hierdie Jesus Christus wat ons van geslag tot geslag gelei het en sal lei, totdat Hy sal kom om sy eiendom te kom haal – sy gemeente, uitverkies om tot in ewigheid by God in die Nuwe Jerusalem te wees.

Ds RDJ Van Wyk
Thabazimbi
30 Maart 1981




*Huidige pastoriepaar.*

# Die geskiedenis van die Gemeente Vliegepoort tot en met die afstigting van die Ned Hervormde Gemeente Rustenburg op 27 Junie 1981

In die hartjie van die Transvaalse Bosveld, ±135 km noord van Rustenburg is die dorp Thabazimbi geleë. Al met die pragtige bergkettings langs, kronkel die Krokodilrivier met sy lewegewende water deur hierdie deel van die Bosveld.

Aanvanklik het die huidige Thabazimbi en sy onmiddellike omgewing bekend gestaan as Thaba Moya (Berg van die winde). Eers na die ontdekking van ystererts het die inboorlinge die dorp en berg Thabazimbi (Berg van yster) gedoop.

In die vorige eeu en selfs in die begin van hierdie eeu was die huidige Thabazimbi-distrik 'n ongerepte stuk natuur. Die rede waarom die vroeë pioniers dit nie hier gewaag het nie, was die teenwoordigheid van die malariamuskiet en die Tsetsevlieg. Die enigste blankes wat die gebied binnegedring het, was die jagters. Thaba Moya was 'n ware jagtersparadys met 'n baie groot verskeidenheid wildsoorte: Koedoes, blouwildebeeste, sebras, springbokke, bosbokke, rooibokke, ens. Leeus was skaars maar luiperds en wildehonde het hoogty gevier onder die massas wild. Vir die jagters was daar slegs een toegang tot hierdie jagtersparadys – 'n wye poort besmet met die Tsetsevlieg. Dit was dan ook a.g.v. die Tsetsevlieg dat die poort die veelseggende naam "Vliegepoort" gekry het.

President Paul Kruger het die gebied dikwels besoek en 'n jaghuisie bo-op die heuwels teen Sovereign Hill gebou. Min het die ou president geweet dat daar duisende tonne ystererts onder sy jaghuisies gewag het om ontgin te word! Wachteenbietjiesdraai het later aan genl JBM Hertzog behoort. Hier in die stilte van die ruwe bosveld het hulle kom rus wanneer die geleentheid opgeduik het.

Thabazimbi-distrik is later tot 'n wildreservaat verklaar. 'n Polisiepos is op Kwikstaart opgerig om die reservaat te beskerm. Die jagters het egter ongestoord, stadig maar seker die wild uitgedun. Namate die wild uitgedun is, het die Tsetsevlieg begin padgee. Boere het stadig die poort ingesypel. Donkerpoort (vandag bekend vanweë die groot hoeveelheid ystererts wat daar ontgin word), Buffelshoek, Wachteenbietjiesdraai en Grootfontein het later bekende plaasname geword.

In 1919 het 'n ("los") prospekteerder, ene JH Williams hematiet ontdek. Dit was 'n ryk rooi erts en van baie beter gehalte as enige ander erts in die land. Williams het ontdekkingsregte oor 'n groot gedeelte van die afsetting gekry. Hy het later gedeeltes daarvan verkoop aan Delfos en 'n mnr Neame van die Dunswart Iron and steelworks, Limited.



*Die eerste sooi word gespit vir die oprigting van die eerste mynhuise.*

Thaba Moya waar die winde deur die wye poort gesuis het en die natuur onverhinderd sy gang gegaan het, sou aanstons 'n ystermyn word met die oorverdowende geknal van dinamietskote en die geraas van 'n groot mynbedrywigheid. Die rustigheid en stilte was iets van die verlede.

In 1928 is 'n wetsontwerp by die parlement ingedien waarin voorsiening gemaak is vir die oprigting van 'n yster- en staal-korporasie (YSKOR). Vanaf 1931 tot 1951 het die Thabazimbimyn feitlik in al die ertsbehoeftes van Yskor voorsien. Honderde werkers het na die myn gestroom. 'n Tentdorp het ontstaan en 'n treinspoor is aangelê tussen Thabazimbi en Northam. Daarvandaan is die erts na Pretoria vervoer.

Voor die ontginning van die Ystererts het daar al heelwat boere in die omgewing gevestig. Daar word deur gemeentelede en afstammelinge van oom Jim Peacock, 'n stoere Hervormer vertel dat hy 'n plaas besit het wat tot teen Sovereign Hill gegrens het. Sy buurman agter die berg wou aan oom Jim die ysterberg verruil vir 'n wa en 'n span osse! Oom Jim, onbewus van die ystererts, het botweg geweier en daarna verwys dat hy oorgenoeg berge en heuwels besit!

Die verhale oor die eerste boere wat hierdie malaria en tsetsevlieg geteisterde wêreld hulle tuiste gemaak het, is hartseerverhale – daarvan getuig menige graf in die afgesonderde vlaktes. Die Afrikanervolk was arm na die Tweede Vryheidsoorlog. Hulle het in hierdie ruwe boswêreld aangekom met feitlik net die klere aan hulle liggaam. Van die oudste inwoners vertel vandag nog van die

afgesonderde eensaamheid en verlatenheid. Daar was baie trane gestort. Die geheelbeeld was die van armoede en swaarkry, malaria, sprinkaanplae, verwoesting deur miere, bek- en klouseer, droogtes en oorstromings, die gebrek aan doeltreffende vervoermiddels, lang afstande na die naaste skole, kerke, dokters en hospitale. Ondervoede en gehawend geklede kindertjies wat "gelap" moes dra, was alles ontberinge wat hierdie dapper mense moes deurmaak. Die Thabazimbise bosveld is 'n warm, droë en taai wêreld wat geen swakkeling verdra nie.

Ondanks al die beproewinge het die eerste pioniers hierdie wêreld mak gemaak en getem tot bo teen die Limpoporivier. Dit het baie moed, geduld, harde werk en boweal geloof in God geverg. Hierdie eienskappe word vandag nog by die afstammelinge van hulle voorvaders aangetref.

Die eerste Hervormers van hierdie wyd uitgestrekte boswêreld het geresorteer onder die gemeente Rustenburg. Ds JJ Prinsloo wat sedert 1922 predikant van Rustenburg was, het Thabazimbi – distrik Northam, Swartklip, Dwaalboom, Sentrum en Cumberland tot bo teen die Limpoporivier besoek. Hierdie gebiede was deel van Rustenburg. Om 'n volledige weergawe te gee oor die rol wat hierdie geliefde predikant gespeel het in hierdie uitgestrekte wêreld, is weens gebrek aan ruimte onmoontlik.

Daar lewe vandag nog heelwat lidmate in ons gemeente wat deur Ds Prinsloo gedoop, aangeneem en in die huwelik bevestig is. Dit was aan sy ywer en leiding te danke dat Vliegepoort as 'n selfstandige gemeente kon afstig van Rustenburg.

Ds Prinsloo het, ondanks die waarskuwing van die Hoë Algemene Vergadering oor die afstigting van gemeentes, tog begrip gehad vir die boere en die myners wat graag 'n selfstandige gemeente en 'n kerk wou hê. Sy besoeke aan hierdie wyke het groot opofferings gevra. Hy moes weke van sy huis wegbly om die Evangelie en die sakramente aan 'n verarmde klompie Hervormers te bedien. Ds Prinsloo word onthou vir die liefde vir sy werk en kerk. Die gemeente Joachim Prinsloo te Northam is dan ook na hom vernoem.

Tydens die 43ste Algemene Kerkvergadering in Mei 1931, was ouderling GFT Pistorius van Vliegepoort een van die afgevaardigdes uit die gemeente Rustenburg. Die vergadering besluit (Beskrywingspunt 74): "Die Algemene Vergadering dra aan die Ringe op om in die toekoms nie meer gemeentes te stig, wat nie 'n redelike vooruitsig het om alleen of in kombinasie met 'n ander gemeente 'n predikant sal beroep".

Ds Prinsloo wys tydens die vergadering self daarop dat "geen nuwe gemeente gestig word nie, wat nie dadelik in kombinasie kom met 'n ander gemeente om te beroep nie".

Minder as 'n maand later op 27 Junie 1931 word die gemeente Vliegepoort afgestig van Rustenburg onder voorsitterskap van Ds Prinsloo. Prof CH Rautenbach (toe nog Ds Rautenbach) was die Ringskriba.

Met die afstigting is twee name voorgestel vir die nuwe gemeente, nl Vliegepoort en Krokodilrivier. Daar is besluit op die naam Vliegepoort. Dit was die

oudste naam vir die omgewing waar die kerk later gebou moes word. Hierdie naam het hulle ook herinner aan die beproewinge wat hulle moes deurmaak as gevolg van die Malariamuskiet en die tsetsevlieg.

Op Saterdag 27 Junie 1931 om 4.30 nm te Klipgat, het Ds Prinsloo die eerste Kerkraadsvergadering van Vliegepoortgemeente geopen. Daar was 50 manslidmate teenwoordig, sodat met redelike sekerheid aangeneem kan word dat die gemeente uit ongeveer 80 tot 100 lidmate bestaan het.

Vyf Kerkraadslede is verkies vir 5 wyke. As ouderlinge is broeders GFT Pistorius, GW Basson, HJ Putter, C Hoek en HT Pelser verkies. Die eerste diakens was: DR Jacobs, Christiaan Opperman, Jan Steenekamp, JBJ van Deventer en JA Opperman. Diaken Opperman het op dieselfde vergadering gevra dat "daar 'n kerkbouplek onderkant die poort" d.w.s. meer noordwaarts gesoek word. Die rede vir hierdie versoek was dat Klipgat nie sentraal geleë was nie. Vanaf Klipgat het die suidelike grens van die gemeente slegs 50 km gestrek en die noordelike grens 'n hele 160 km. Daar is egter besluit dat die eredienste voorlopig op Klipgat gehou word aangesien sowat 50 lidmate in die omgewing gewoon het. Die eerste skriba van die gemeente was ouderling GFT Pistorius. Broeder JBJ van Deventer was die eerste kassier. Die eerste Nagmaalsviering vind plaas op die 28ste Junie 1931. Daar word oor hierdie nagmaalsnaweek ook 'n finansiële komitee en 'n boukommissie verkies. Die lede van die finansiële komitee was: Oudl GFT Pistorius, HJ Putter en diaken JBJ van Deventer. Die boukommissie het bestaan uit: Brs JF Willemse (wyk Rooikoppies); G Basson (Leeuwkoppies), JTS van Deventer (Klipgat), uit wyk Matlabas ouderling HT Pelser en uit wyk Krokodilrivier broeder Steenekamp.

Dit verdien vermelding dat wyk Klipgat vandag nog deur 'n van Deventer bedien word. Ouderling Ockert van Deventer is tans die wyksouderling. Die meerderheid lidmate in hierdie wyk is ook van Deventers.

Uit die eerste notule blyk dit dat daar reeds tydens die eerste erediens offergawes ingesamel is. Die gemeentevergadering het besluit dat elke manlike lidmaat £1.00 en elke vroulike lidmaat 10 sjielings per jaar sou bydra. 'n Basaar is gereël en het die pragtige bedrag van £36 opgelewer.

Die depressie jare was voor die deur. Geld was skaars en die volk moes algemene armoede in die oë staar. Daar word vandag nog staaltjies vertel oor die swaarkry – die onmoontlike regkry.

Gedurende 1934 het die Hoë Algemene Kerkvergadering die armblanke vraagstuk onder oë geneem. Daar is na oplossings gesoek en Ds Prinsloo het gewaarsku dat die Kerk nie "'n departement van Landbou of van werkloosheid mag word nie". Hy het daarop gewys dat die kerk sy lidmate moreel moet ondersteun en "langs versigtige weë oplossings moet soek vir die armblanke vraagstuk".

Die gemeente het hulle nie laat onderkry deur die depressie nie. Die bankbalans van die gemeente het op die 29ste Januarie 1932 soos volg daar uitgesien:

£39.2.3 pennies! In die roes van die depressie het die gemeente sedert Mei tot September 1933, £228.8.9 pennies ingesamel.

Die kerkraad het in hierdie moeilike tye besluit om 'n voorlopige afdak van houtpale en 'n sinkdak op te rig as 'n tydelike kerkgebou. Die nodige materiaal is van Northam aangery. Dit is voorlopig in 'n tabakskuur van diaken JBJ van Deventer geberg. Die Thabazimbimyn het intussen uitgebrei. Meer werksgeleenthede het ontstaan sodat die gemeente vinnig gegroei het. Die eredienste het nog gereeld op Klipgat plaasgevind. Noordwaarts het meer boere hulle kom vestig en meer stemme het opgegaan vir die bou van 'n kerk op Thabazimbi.

Ouderling AS Labuschagne (wat in die omgewing van Cumberland gewoon het), het die voortou geneem. Die meerderheid lidmate het besluit dat die kerk op Thabazimbi gebou sal word.

Op die plaas Doornhoek, noord-oos vanaf Thabazimbi, net buite die dorp, het oom Jim Peacock gewoon. Ouderling HJ Putter het hom genader en oom Jim het grond aangebied "waar die gemeente 'n kerk kon bou." Die Thabazimbi se bosveld was daardie jare hoofsaaklik kroongrond met uitsondering van blokke plase wat aan kompanies behoort het. Gevolglik moes met die departement van lande onderhandel word oor die grond. Vir hierdie doel is 'n kommissie uit die kerkraad aangewys. Die kommissie het bestaan uit: Ds JJ Prinsloo, ouderlinge Pistorius, Pelser en Putter.

"Omdat al 4 se vanne met 'n "P" begin het, het hulle bekend gestaan as die P-kommissie. Hierdie onderhandelinge het 'n geruime tyd geduur, want die gronde moes opgemeet en afgesny word deur 'n landmeter. 104 morge is afgesny en oorgetransporteer op die naam van Vliegepoort. Vier morge aan die ooste-



*Klipgat. Ds Prinsloo tussen die eerste klompie lidmate wat geloofsbelydenis afgelê het.*

kant van die huidige Thabazimbi-Buffelsdrift teerpad as kerkplein en 100 morge aan die westekant as weiding vir die trekdiere tydens nagmaalsgeleenthede". Die 104 morge se koopsom was £48 terwyl die landmeter se koste £25 was.

Op 21 September 1935 hou die gemeente sy eerste kerkraadsvergadering op Doornhoek waar die huidige kerkgebou later opgerig is. Die volgende dag word die nagmaal gevier: "onder bokseile, gehuur van die spoorweë en ook die wat deur lidmate voorsien is." Intussen is 'n boorgat gesink en die kerk se eiendom omhein. Eers 6 jaar na die afstigtingsvergadering te Klipgat, besluit die vergadering op 3 September 1936 om die aangekoopte sink en die houtpale vanaf Klipgat te vervoer en om daarmee 'n tydelike kerkgebou op te rig. "Die vloeroppervlakte was 60 vt by 30 vt." Hierdie eerste sinkgeboutjie is later heeltemal toegebou en onder leiding van Ds Gertjie van Staden (baie jare later) in 'n kerksaal omskep. Ouderling of leesdienste is gereeld gehou en Ds Prinsloo het tot en met 1942 gereeld die sakramente hier bedien. Van die ouer lidmate vertel dat dit ontsettend warm geword het in die sinkkerkgebou. "Die sweet het jou behoorlik afgetap en die versoeking om aan die slaap te raak was baie groot. "Tydens een van die eredienste het daar 'n groot trop Koedoes tot digby die kerkgebou gekom. Ds Prinsloo het vir 'n wyle die prediking gestop en saam met die gemeente na die koedoes gestaar. Daarna het hy weer rustig voortgegaan met sy preek."

Die volgende lidmate is deur Ds JJ Prinsloo op 27-6-1931 bevestig as lidmate:

Jacoba Petronella Lessing Geb Van Schalkwyk
Martha Magdalena du Plessis
Imma Elizabetha Margaretha Rosh
Maria Elizabetha Petronella van der Westhuizen
Anna Maria Elizabetha Opperman
Elizabetha Maria Jacoba Jacobs
Martha Fransina Petronella Jansen

Jacobus Barend Johannes van Deventer
Renier van Jaarsveld Opperman
Sarel Johannes Pelser
Renier van Jaarsveld Opperman
Willem Johannes Jacobsu Jansen
Karel Wilhelm Rosh
Christiaan Malan

Die volgende kinders is gedoop deur Ds JJ Prinsloo op 28-6-1931:

| | | |
|---|---|---|
| Willem Abraham du Plessis | | |
| Friedrich Karl Rost | Geb 16- 1-1927 | |
| Hester Helena Rost | Geb 1-11-1928 | Huisgesin |
| Barend Gerhardus Rost | Geb 12-12-1929 | |

Salomon Jacobus van der Westhuizen
Barend Johannes du Plessis
Maarten David Jacobus Venter
Petronella Margaretha Jansen van Rensburg
Clara Isabella Elizabetha Engelbrecht
Hester Johanna de Beer
Willem Adriaan Albertus Marais
Hester Catharina Susara Robbertse
Hester Johanna Antonnetha van De Venter
Gert Johannes Benjamin Robbertse
Matheus Johannes Willemse
Hester Johanna Putter

Die volgende het lidmate geword met inwyding van kerk op 30-6-1951 en deur Ds IJ Joubert bevestig as nuwe lidmate:

Joost Heystek Welhelmina Albertyn
Johanna Christina de Jager
Christina Isabella de Jager
Susara Aletta Engelbrecht
Petronella Salomina Gelderblom
Johanna Margaretha Jacobs
Sara Maria Marais
Gesiena Dailina Fredrika Nortje
Catharina Fredrika Putter Geb Flemming
Engela Helena Putter
Anna Susanna Chatarina Roets
Hester Helena Lewiesa Maria Schoeman
Susanna Catharina Jansen van Vuuren
Margrietha Christina Vosloo

Johannes Jacobus Alers
Jan Sebastiaan Joubert
Johannes Arnoldus Opperman
Jacobus Johannes Pienaar
Daniel Johannes Pieterse
Jacobus Frederik Pieterse
Pieter Gert Wessel Schoeman
Johannes Albertus Schoombee
Jan van Niekerk Smit
Hendrik Johannes Theunissen
Willem Jacobus van Deventer
Johannes Petrus Oosthuizen van den Berg
Adriaan Willem Jansen van Rensburg

Cornelius Johannes van Schalkwyk
Johannes Cornelius van Rooyen

Die volgende kinders is gedoop met inwyding van die kerk op 1-7-1951 deur Ds IJ Joubert:

Anna Johanna Robbertse
Benjamen Johannes Robbetze
Roedolf Christiaan Snyman
Johanna Petronella Bredenkamp
Matthys Johannes Breedt
Engela Elizabeth Nell
Johanna Maria Catharina van Deventer
Jan Harm Steenekamp
Elizabeth Johanna Alberts
Pieter Jacobus Pelser
Sarel Petrus du Plessis
Jan Petrus Gerber
Elizabeth Wilhelmina Anna Janse van Rensburg
Albertus Christiaan Venter
Hermanus Carel van Staden
Maria Magdalena de Wet
Petronella Magrieta Steenekamp
Aletta Catharina Johanna Putter
Thomas Ignatius van Deventer — tweeling
Wessel Christiaan van Deventer
Mathys Johannes Harmse
Getruida Hendrika Viljoen
Hansie Aletta Engelbrecht
Henning Jerimia Diedericks
Samuel Jacobus Faurie
Johannes Jacobus Dippenaar
Sarel Cristiaan Alers
Schalk Willem Hendrik Pistorius
Hendrik Tjaart Putter

Nagmaalstye was soos in die meeste plattelandse gebiede die hoogtepunt van die gemeente en gemeenskap se lewe. Onder die groot apiesdorings (wat vandag nog op die kerkterrein staan) is tente opgeslaan, bokseile gespan en waens getrek as beskutting teen die bloedige son en die donderstorms. Die osse is in die weikampe gejaag en daar versorg. Gedurende die nagmaalsnaweek het die finansiëlekomitee, die kerkraadsvergadering asook die gemeentevergadering plaasgevind. Die voorbereidingsdiens het Saterdae plaasgevind. Die kinders het veral uitgesien na die nagmaalsgeleenthede. Daar was speletjies gespeel, saamgesing en rustig saam verkeer. Vriende en familie was weer herenig en staaltjies

uit die ou dae oorvertel. Na die nagmaal is die deftigste klere gedra – veral die ouderlinge in hulle manelle.

Onderwys: Die Hervormers het nie net 'n kerk gebou en slegs op kerklike terrein hulle gewig ingegooi nie. Daar was die opleiding en die opvoeding van hulle kinders wat net soveel opofferings en besorgdheid geverg het. Die onderwyssituasie was om die beste daarvan te sê – haglik!

"Vanaf sy ontstaan in 1934 tot met die ingebruikneming van hierdie skool (Thabazimbi Laerskool) in 1950, het die laerskool ernstige probleme ondervind – veral na 1941. Twee tente, 'n kleedkamer, die ou naturellehospitaal, die NG Kerk se kerksaal en selfs 'n naturellehut moes akkommodasie bied vir die leerlinge. Onderwysgeriewe was daar feitlik nie. Hoe sal ons kinders glo dat baie skole 10 jaar en langer na hulle ontstaan in die bosveld, nie water by die skool gehad het nie – selfs nie kleedkamers of toiletgeriewe nie . . ."

Die volgende joernaalinskrywing gee vir ons 'n kykie in die lewe van die onderwyser van daardie tyd: "Die voedsel van my losiesplek is enkel ellendig. Die prys is onchristelik hoog, nl £4.10 per kwartaal. Nie die minste moeite word gemaak om behoorlike voedsel te besorg nie – ek ly honger".

Ondanks al hierdie ontberinge het die onderwys tog gegroei en gebloei. Die volgende skole het ontstaan en bestaan vandag nog:

1. Dwaalboomse Laerskool – 1921.
   Skoolhoof tans: Mnr van Vuuren (Hervormer).
2. Hendriksdal Laerskool – 1937. Vroeër Cumberlandse Laerskool.
   Skoolhoof tans: Mev Nel (Hervormer).
3. Koedoeskopse Laerskool – 1952.
   Skoolhoof tans: Mnr van Tonder (Hervormer).
4. Laerskool Platina – 1952.
   Skoolhoof tans: Mnr C Joubert (Hervormer).
5. Laerskool van Wykskraal – 1927.
   Skoolhoof tans: Mnr Marais (Hervormer).
6. Laerskool Thabazimbi – 1934.
   Skoolhoof tans: Mnr G Muller (Hervormer). Mnr Muller is voorsitter van die Finansiële komitee en Superintendent vir Kategese.
7. Groenvlei Laerskool –
   Skoolhoof tans: Mnr van der Colf (NG Kerk. Sy voorganger was 'n Mnr Malan wat ook 'n Hervormer was.)

Die volgende stukkie geskiedenis is net so treffend. Mnr JH Staden wat skoolhoof te Northam was, skryf die volgende: "Na 27 jaar van die skool se bestaan heers daar nog steeds 'n waterkrisis. Daar was nie eers waswater vir die skoolhoof en die koshuispersoneel nie". Nadat water van De Put aangelê is, skryf Mnr van Staden op 8 April 1953.: "Vandag het ons water – baie dankie!" Hierdie Mnr van Staden was toe nog 'n ouderling van Vliegepoort gemeente. Sy seun, Ds Piet van Staden is predikant van ons kerk en sy dogter, Mej R van Staden is die orreliste van die gemeente Joachim Prinsloo.

'n Baanbreker op die gebied van die onderwys sowel as die van die kerk was ouderling PBF Botha. Hy was skoolhoof van die Hoërskool Frikkie Meyer (wat

voor 1951 nog onder die Laerskool geresorteer het). Vanaf 1941 tot 1963, oor 'n periode van 33 jaar het hy die Hoërskool uitgebou tot 'n spogskool en het hy die gemeenskap ook op 'n besondere wyse gedien. Die volgende word in 'n huldeblyk oor hierdie skrander Hervormer gesê: "Waar hy en Mev Botha nie die voorreg gehad het om kinders van hulle eie te hê nie, het hulle hulle ouerliefde oorvloediglik op hul skoliere uitgestort. Met sy baie hoë akademiese kwalifikasies het hy daarby die nodige toerusting van God ontvang om sy allerbeste aan sy skool te bied. In die geskiedenis van die onderwys in Thabazimbi, sal die naam PBF Botha in vergulde letters geskryf word". "Meester" Botha, soos hy vandag nog bekend staan, en sy vrou is nog steeds aktiewe lidmate van die kerk en is 'n inspirasie vir oud en jonk. Vandag net soos in die verlede staan die lidmate van Vliegepoort hulle plek vol in die onderwys. Talle het op skoolkomitees en skoolbeheerrade gedien – om nie te praat van al die sweet en moeite wat van die ouers geverg is nie! Twee van die gemeente se predikante t.w. Ds CL van den Berg asook Ds G van Staden het op die skoolraad vir hierdie geweste gedien.

**Baanbrekers van die verlede**

Ouderling George Frederick Theodore Pistorius is gebore op 9 April 1896, op die plaas Boschpoort in die Rustenburgse distrik. Hierdie gelowige en besonderse mens het sy lewe deurgebring op die plaas Rooikrans. Sy skoolopleiding het hy op 'n plaasskool te Leeuwpoort geniet. Op 20 Mei 1919 is hy getroud met Wilhelmina Elizabeth Snyman. Twee seuns en een dogter is uit die huwelik gebore. In Julie 1920 is hy in die Ned Hervormde Gemeente, Rustenburg tot diaken verkies. "Twee jaar later, terwyl hy volgens kerkwet daarvoor nog te jonk was, reeds as ouderling gekies. Hiervoor moes die Hoogeerwaarde kommissie van die Algemene Vergadering hulle toestemming verleen, wat hulle dan ook goedgunstelik toegestaan het." Oudl Pistorius het die Ned Hervormde Kerk 30 jaar onafgebroke as kerkraadslid gedien.

Hy het sy plek vol gestaan as diaken, ouderling, skriba, voorsinger, en voorleser. Hy was ook skriba van die Ring van Rustenburg en het op vele ander kerklike kommissies gedien. Hy het tesame met oudl HT Pelser en diaken MT Breedt die gemeente verteenwoordig op die Hoë Algemene Vergadering in 1934.

Sy kerk het hy getrou en beskeie gedien met die liefde van sy hart". Hy is op 10 Desember 1949 na 'n siekbed van 2 maande oorlede op die leeftyd van slegs 53 jaar en 8 maande.

Met sy afsterwe het een van die stigters en steunpilare van die gemeente Vliegepoort weggeval en is sy groot verwagting om ook die inwyding van die nuwe kerkgebou mee te maak, nie verwesenlik nie. Oudl Pistorius sal onthou word vir sy groot aandeel met die afstigting van Vliegepoort as selfstandige gemeente in die bosveld.

Oudl Hermanus Jacobus Putter. Hierdie geliefde ouderling van die gemeente is op 7 Mei 1870 op die plaas Twee-rivier in die Rustenburgse distrik gebore. Op 23 Februarie 1903 tree hy in die huwelik met Hester Susara Kruger. Uit hierdie huwelik is daar 4 seuns en 3 dogters gebore. In 1953 was al 4 seuns dienende kerkraadslede.



*Oudl HJ Putter.*

Oudl Manie Putter, soos hy bekend gestaan het, is in 1916 tot ouderling in die gemeente Rustenburg vir die wyk Twee-rivier en Grootplaas gekies.

In 1927 het hy na Vliegepoort verhuis en hom gaan vestig op die plaas Tarentaalpan, waar hy gewoon het tot sy dood. Sy naamdraer oudl HJ Putter, woon vandag op dieselfde plaas. Daar bestaan vandag 'n wyk met dieselfde naam – "Tarentaalpan".

Oudl Manie word onthou vir sy leidende rol met die afstigting van die gemeente. Saam met Oudl Pistorius en Ds JJ Prinsloo het hy geglo dat Vliegepoort op eie bene kon staan.

Aan hom is die wyd uitgestrekte wyk wat geleë was tussen die Krokodilrivier en Matlabasrivier toegeken. Hy het sy wyk gereeld deurgery, wyksdienste gehou asook begrafnisse waargeneem. Hierdie werk het hy onder baie moeilike omstandighede met 'n perdekar gedoen. "Hy was voorwaar 'n eerbiedwaardige vader van die gemeente wat met sy kinderlike opregte geloof 'n besieling was vir elke lid van die gemeente." Daar word vandag nog vertel hoe hy met 'n trapfiets in sy wyk rondgery het om siekes te vertroos en "afvalliges" weer terug te bring na die kerk. Ook hierdie baanbreker was die voorreg nie gegun om die inwyding van die nuwe kerk mee te maak nie – "waarvoor hy so verlangend uitgesien het". Hy is op 8 Februarie 1951 in die Algemene hospitaal te Pretoria oorlede.



*PJR Steenekamp.*

Oudl Phillipus Johannes Rudolf Steenekamp, gebore op 1 Augustus 1881. In 1927 het oudl Steenekamp in die Thabazimbi-distrik aangekom. Hy het hom dadelik geskaar by die kerkraad in hulle pogings om af te stig van Rustenburg. Hy het sy hele lewe aan sy kerk gewy. Op 10 Julie 1969 is oom Flip, wat die laaste jare van sy lewe blind was, in die hospitaal in Pretoria oorlede.

Oom Flip se derde seun wat dieselfde name gedra het, het vir baie jare in dieselfde wyk as sy oorlede vader gedien. Na oom Flip (die tweede) se oorlye, is sy seun, ook Phillipus Johannes Rudolf Steenekamp, in die derde geslag as ouderling vir die wyk McKipzynrand gekies. Hy is vandag nog ouderling in hierdie wyk. Drie geslagte in dieselfde wyk!

Oudl IJ Joubert: Hierdie Godvresende man het 'n lang pad in die kerk geloop. Hy is gebore op 19-04-1868 en oorlede op die 12-12-1971. Oom Izak het as ouderling in die vroeë dertigerjare op die kerkraad van Pretoria (sentraal) gedien. Ds Vermooten was toe predikant saam met wie oom Isak ywerig die wyk Pretoria sentraal bedien het. Hy het later na Germiston (Zuurfontein) verhuis. Hier was hy ook byna onmiddellik verkies tot ouderling. Op 9 September 1939 was dit oom Isak wat, na afstigting van Germiston, voorgestel het dat die nuwe gemeente Zuurfontein moet heet. Hy was lid van die Ringskommissie en ook afgevaardigde na die Hoë Algemene kerkvergadering.

Op Julie 1942 verhuis oom Isak en sy gesin na Vliegepoort. Tydens die eerste gemeentevergadering, terwyl sy attestate nog nie eers oorgeplaas was nie, is oom Isak verkies tot skriba-kassier van die gemeente. Hy het ook die groot wyk Fairlawn wat sy plaas se naam gedra het, bedien. Hierdie baanbreker was o.a. op die boukommissie, die finansiële kommissie, afgevaardigde na die Hoë

Algemene Vergadering en soos oudl Pistorius en HA Smit die derde kerkraadslid om op die Hoë Algemene Kommissie te dien. Sy vrou, tant Nellie is voor hom op 20-09-1957 oorlede. Met oom Isak se heengaan het een van die grootste baanbrekers van Zuurfontein en Vliegepoort weggeval.

So was daar baie ander baanbrekers oor wie daar nie genoegsame inligting bestaan nie. Byvoorbeeld diaken JBJ van Deventer, 'n saggeaarde mens met 'n groot liefde vir sy kerk. Oudl HT Pelser wat die gemeente op die Hoë Algemene Kerkvergadering verteenwoordig het. Hy het alles feil gehad vir sy kerk en ook met die afstigting gehelp. Sy seun, oom Sarel Pelser, is tans baie ernstig siek en het in sy vader se voetspore gevolg. Oom Sarel se seun, diaken Hennie Pelser (ook die derde geslag) dien tans in dieselfde wyk as sy grootvader en vader.

Die Van Deventer-familie was die afgelope 50 jaar aktiewe en dienende lidmate met 'n eie geskiedenis in die bosveld. Ouderling Gertjie van Deventer het so baie beteken vir die gemeente as ouderling en kabinetmaker. So ook ouderling Kosie van Deventer, Ockert van Deventer en Japie van Deventer.

Oudl HA Smit (snr) het later die gemeente op die ringsvergadering en die Hoë Algemene Kerkvergadering verteenwoordig. Hy het 'n baie sterk persoonlikheid gehad en oor sterk leierseienskappe beskik. Die grote Matlabaswyk was deur hom bedien. Sy seun, Hennie Smit (jnr) het later dieselfde wyk bedien as ouderling en as voorsitter van die distrikslandbou-unie, die gemeenskap gedien. Hy was ook jare lank lid van die skoolbeheerraad.

Uit die geskiedenis van die gemeente is dit dus baie duidelik dat die voorouers se voorbeeld die volgende geslagte geinspireer het om met dieselfde liefde en ywer te dien. Ouderling HJ (Manie) Putter is net soos sy vader 'n man met groot liefde vir sy kerk. Hy is tans vise-voorsitter van die kerkraad, lid van die ringskommissie, verteenwoordig die gemeente al vir jare op die Hoë Algemene Kerkvergadering, is voorsitter van die ouderlingvergadering en dien op vele ander kommissies. So ook is ouderling Jannie Joubert (seun van oom Isak Joubert en Broer van ds Isak Joubert), skriba vir registrasie, kolporteur en lid van die Finansiële komitee. Iemand het eendag opgemerk dat Vliegepoort 'n gemeente is waarvan almal familie van mekaar is. Dit is taai, eerlike opregte en konserwatiewe bosvelders wat van dieselfde staal gemaak is as hulle vadere.

Ook die volgende broeders het hulle stempel op hierdie gemeente en gemeenskap afgedruk. Oudl HJ Bloem was vir baie jare skriba asook 'n tydlank kassier. Sy toewyding aan die taak van die Kategese in die gemeente was 'n voorbeeld vir almal. Oom Hennie is 'n stil, beredeneerde en liefdevolle persoon wat alles feil het vir sy kerk. Broeders Jan Coertze, Hannes Smit, Wright, Gerrie Muller, Dirk van Rooyen, Hennie Pelser, Cor Roets, het almal besondere gawes van God ontvang om die gemeente daarmee te dien. Tans word twee groot wyke tw Krokodilrivier en Faure, deur oom Andries de Jager bedien. Hy is een van die oudste kerkraadslede en is langer as 30 jaar kerkraadslid. Hy stel 'n voorbeeld vir die jongeres van deursettingsvermoë en liefde vir sy kerk. So het ook oom Petie Mosterd (wat 71 jaar oud is) al die jare as diaken in Vliegepoort en in die besonder die wyduitgestrekte wyk Matlabas bedien. Ongeag sy hoë ouderdom en siekte en die 160 km kerk toe, is hy 'n voorbeeld vir sy wyk en die gemeente. Oom Petie het as barmhartige mens barmhartigheidsdiens op 'n barmhartige wyse verrig. Oudl. Boet Theron, Pieter Swart en Tollie Snyman, Kosie van

Deventer, Ockert van Deventer, Christo Smith, Piet Combrink, Mike Kotze en diakens Org Ehlers, Jan Pelser, Gert Snyman en Buks Botha asook oom Ben Muller is manne wat in die kontemporêre geskiedenis van die gemeente 'n groot rol gespeel het. En wie sou die vaardigheid van oom Gertjie van Deventer ooit vergeet! Hy het vir menige predikant sitkamerstelle, vir baie gemeentes – veral Vliegepoort houtwerk van die hoogste gehalte gelewer. As ouderling is hierdie bedeesde mens vandag nog aktief en dienend. Oor die rol wat oom Pieter Swart in die gemeenskapslewe van Sentrum gespeel het sal 'n mens 'n hele hoofstuk moet skrywe!

Die diakens uit die verlede en die wat tans dien, het hierdie werk met veel begrip en baie opofferings gedoen. Veral as 'n mens die uitgestrekheid van die gemeente in ag neem. Daar is te veel name om op te noem en skrywer is bewus dat baie nie genoem is nie. Die diens van barmhartigheid was in die verlede en ook tans uitsluitlik deur die diakonie en die NHSV gedoen. Aan al ons diakens, kosters en ouderlinge: dankie! Dankie vir julle opofferinge vir die feit dat julle in geloofsgehoorsaamheid gedien het. As 'n mens dink aan gemeentelede en Kerkrade wat self ingespring en gewerk het, dan skiet jou gemoed vol. Die huidige instandhoudingskomitee o.l.v. oom Manie Putter en waarop brs Floors Stopforth, Jaap Etsebeth, J Voss, L Coetzee ens dien, het die groot taak om kerk en pastorieterrein en gronde instand te hou.

Die barmhartigheidsdiensfunksies kan ook nie geslaagd gewees het, as die gemeente nie hard gewerk en met 'n ware besef van barmhartigheid gedien het nie.

In hierdie gemeentelike projek staan die NHSV uit! Om al die susters te noem wat met liefde gebak, gekollekteer, gehekel, gebrei en soveel massas vleis help voorberei het, is onmoontlik. Vliegepoort is trots op sy NHSV op al die predikantsvroue wat leiding gegee het. Sonder ons susters sou ons nie die mas opgekom het nie. Aan ons Skepper kom die eer en die lof toe, Hy wat die vrou geskape het as hulp om by die man te pas, as 'n wonderlike wese wat sy gemeente met haar deugde en gawes, liefde en opofferinge kan versier. As hulporgaan in die barmhartigheidsdiens mag en kan ons nie die sweet en liefde, die getrouheid en betroubaarheid van ons susters, gister en vandag vergeet nie.

Die diens van die NHSV (Vliegepoort) het reeds met die afstigting van die gemeente 'n aanvang geneem. Uit 'n baie ou notule (20 September 1931) word die name van 10 susters vermeld: Sr's G Pistorius (sekretaresse), MAS Mosterd, HT Pelser, mev ouderling Tom van Deventer, mev ouderling ANJ van Deventer, mej Ella Engelbrecht, mev oudl HJ Putter, mev Bettie Botha, mev Lessing, mev Jan Steenekamp.

Ouderling GFT Pistorius het as die eerste voorsitter opgetree. Op hierdie vergadering is besluit om saam met die kerkraad 'n basaar te hou in Januarie 1932. Vir die pas afgestigde gemeente sou hierdie eerste NHSV nog baie beteken. O.l.v. oudl Pistorius wat later deur 'n vrouelidmaat vervang is, het die NHSV met 'n ywer weggespring wat nooit getaan het nie. Ongelukkig ontbreek baie notules en kan die volle verhaal van hierdie staatmakers nie vertel word nie. Hulle was baasbaksters wat ongeag die veeleisende taak op die plaas en wat die boerdery, die versorging van man en kinders betref, die gemeente met hulle gebak aanmekaar gehou het, word vertel. Die Christen Afrikanervrou van

daardie dae het net so min teruggestaan vir die uitdagings van hulle tyd as die jonger geslagte en die jongste geslag. Die rol wat sy in die gesin- volks- en kerklike lewe gespeel het, is die van hardewerk, aanmoediging en geloof in God.

Vandag is dit ook nie anders nie. Die NHSV is beter georganiseerd as wat vroeër jare die geval was en 'n onontbeerlike hulporganisasie wat die barmhartigheidsdiens en die stoflike van die erediens betref. 'n Bron van krag, 'n steunpilaar, met eerbied teenoor die kerkraad en 'n brandende liefde vir Christus en Sy kerk. Tydens die jaarlikse barmhartigheidsfunksie kry jy hulle agter die stowe, die tafels vol vleis wat bewerk moet word – skouer aan skouer met die kerkraad. Hulle brei en hekel in stilte en gaan hulle bedrywige weg wat elke jaar met groter bewondering deur die gemeenskap en gemeente raakgesien word.

Hulle verjaar saam met die gemeente as deel van die gemeente! Ja, as deel van die Liggaam van Jesus Christus! Die pad vorentoe is sonder hulle onmoontlik. Daarom bid ons vir hulle en sal dit vir ons altyd een van die mooiste beelde in ons lewe bly – díe beeld van die Christen-Afrikanervrou langs haar man, tussen haar kinders, in diens van haar volk en sy kultuur en boweal dienend in die kerk!

Vandag lê die spore van die ossewa en die perdekar bedek onder lieflike teerpaaie en breë goedversorgde gruispaaie. Die riviere is almal oorbrug, die vlaktes bewerk en elke plaas omhein. Goeie skole, 'n hospitaal, dokters, prokureurs en 'n steeds groeiende besigheidsentrum het die lewe geriefliker gemaak. So vinnig het die ontwikkeling die afgelope 10 jaar verloop dat die nuwe intrekkers kwalik weet hoeveel ontberinge en beproewinge ons voorouers moes deurmaak.

Hierdie steil pad van 50 jaar sou egter nie maklik moontlik gewees het sonder die herders en leraars wat Vliegepoort en die gemeenskap gedien het nie.

Dit is met groot dank en waardering dat ons die geskiedenis verder beskrywe soos dit met die bediening van elke predikant sy loop geneem het.



1. *DS PARC VAN WYK:* was die eerste predikant wat deur Vliegepoort beroep is. Hy is op 19 Januarie 1946 hier georden. Hierdie beskeie en geliefde predikant van ons kerk is vandag nog in ons midde. Hy is tans die leraar van Rustenburg (moedergemeente) van wie Vliegepoort afgestig is. Saam met sy eerste gemeente sal hy op DV die 2de Mei kan terugkyk na 50 jaar se stryd, trane, sweet, geloofs- en gebedsvolharding en al die seëninge wat ons van God ontvang het.

Ds van Wyk het Vliegepoort vir twee jaar bedien. Die vroegste notules getuig van die geweldige taak wat die jong geordende predikant moes aanpak. Volgens 'n notule (1946-10-04) was daar nog geen behoorlike pastorie gebou nie. Dit sou ook nie vir die gemeente moontlik gewees het nie. Die Tweede Wêreldoorlog was pas iets van die verlede en die ganse wêreldekonomie in chaos gedompel. Armoede, werkloosheid en politieke tweespalt het die volk bedreig. Die Afrikanervolk het sterk leiers en veral geestelike leiers nodig gehad. Ds van Wyk was wat dit betref 'n ware bron van krag.

Die finansiële verslag van 1947 is insiggewend. Die Boufonds het tot dusver die lieflike bedrag van £5,156:0:0 opgelewer. Die sieletal van die gemeente was 1,002 en die getal belydende lidmate 540.

Daar word op die kerkraadsvergadering van Maart 1948 besluit dat Prof SP Engelbrecht die nagmaal Maartmaand sal bedien. Prof Engelbrecht was professor in die kerkgeskiedenis en ook hier in die bosveld goed bekend.

Die pastorie was sonder water en in 'n notule word melding gemaak van 'n waterkar wat water aan Ds van Wyk moes voorsien. Gedurende sy vertoef in Vliegepoort het Ds van Wyk diep in die harte van sy lidmate gekruip. Heelwat van die oudste kerkraad is vandag steeds van sy grootste vriende.

Ds van Wyk het deur sy prediking en simpatieke benadering die gemeente besiel om hardwerkend en gelowig hulle roeping te vervul en hulle pligte na te kom. Sy pastorie was 'n "pondokkie", sy kerkgebou 'n sinkafdak, sy gemeente

die hele Thabazimbi-distrik tot teen die Limpopo – die traktament kwalik genoeg om van te leef! Die gemeente Ruskoppies het gedurende Ds van Wyk se ampsbediening van Vliegepoort afgestig. In daardie jare was die paaie feitlik onbegaanbaar. 'n Motorkar kon nie al die plase bereik nie en ds van Wyk moes per perdekar en plek-plek te voet huisbesoek doen! Die broekspype moes opgerol word om die Krokodilrivier oor te steek.

Hy het hom daarvoor beywer om die boufonds aan te moedig sodat 'n ordentlike kerk gebou kon word. Daar is gereeld basaar gehou en die gemeente het alles gegee wat hulle moontlik kon. Die opofferinge en gelowige voorbeeld van toewyding en deursettingsvermoë wat ds van Wyk in daardie moeilike jare aan die dag gelê het, het as grondslag gedien vir die wat na hom sou kom. Na twee jaar se harde werk (beproewinge!) het hy 'n beroep na die gemeente Belfast aangeneem.



2. *DS IJ JOUBERT:* is die tweede predikant wat in Vliegepoort georden is en wel op 14 Mei 1949. Hy was die seun van ouderling Isak Joubert wat toe skriba-kassier en skriba vir registrasie was. Op Ds Joubert se skouers het die groot taak gerus om die nuwe kerk te bou. Dit was opsigself 'n groot historiese gebeurtenis in sowel die geskiedenis van Vliegepoort as die van Ned Hervormde Kerk.

Tydens die vakantskap na Ds PARC van Wyk se vertrek het die gemeente begin om 'n pastorie te bou. Die argitek was br J Koorts ('n argitekstudent) wat hom baie goed van sy taak gekwyt het. Die bouplan van broeder Koorts is aanvaar en in 1949 is in alle erns met die bouery begin. 'n Bouer uit Rustenburg, ene Mnr Joubert (geen bloedverwant van Ds Joubert nie), het die

pastorie gebou. Die bouwerk is afgehandel 'n week voor Ds Joubert se ordening, d.w.s. in Mei 1949.

Intussen het 'n interessante gebeurtenis plaasgevind. Art 53 van die Kerkwet daardie jare het bepaal dat 'n predikant en sy vader nie saam op dieselfde kerkraad mag dien nie. Oudl Joubert sou moes bedank! Die gemeente en die kerkraad het nie kans gesien om sonder die dienste van die hardwerkende ouderling klaar te kom nie. Oudl GFT Pistorius het 'n brief in opdrag van die kerkraad aan Ds TFJ Dreyer (skriba van die Hoë Algemene Kommissie) geskryf.

"My kerkraad het aan my opgedra om aansoek te doen by die kommissie van die Hoë Algemene vergadering om vrystelling van Art 53 van die kerkwet, daar oudl IJ Joubert se dienstyd verstreke was en weer deur die gemeente herkies is en hy die benoeming aanvaar het. Die eerwaarde kerkraad vra verlof daar sy seun ds IJ Joubert die voorsitter van die kerkraad is en hulle saam moet dien". Die versoek was toegestaan tot groot vreugde van die gemeente.

Vir Ds Joubert het die vierjaar in die gemeente baie opofferinge gevra. Hy moes 'n gemeente bedien wat vanaf Thabazimbi na die suide tot teen die Elandsrivier, na die weste tot by Middelwit, na die ooste tot by Rooiberg, na die noorde tot op die walle van die Limpopo in Cumberland gestrek het. Twintig myl binne die huidige Botswana was ook nog lidmate wat deur hom bedien was. Sedert sy aankoms het hy die bou van 'n kerk aangemoedig.

"Ons moet die kerk bou, dit kon nie langer uitgestel word nie." Die vroegste notule maak melding van 'n boukommissie vergadering gehou op die "kerkplein" te Doornhoek (13 Augustus 1949).

Die boukommissie het bestaan uit: Ds IJ Joubert (voorsitter), ouderling G Pistorius, W Viljoen, IJ Joubert en meester Pieter Botha. Broeder Voss is later gekoöpteer.

Ds Joubert het die vergadering meegedeel dat 'n voorlopige permit toegestaan is. Hierdie permitte was 'n vereiste wat deur die nuwe regering wat in 1948 aan bewind gekom het, ingestel is. Geen bouwerk kon geskied sonder 'n staatspermit nie. Nadat die permit toegestaan is, moes binne 3 weke met die bouwerk begin word. Verder moes 'n dokumentêre bewys gelewer word "dat die geld beskikbaar is".

Op daardie stadium het die boufonds ongeveer £2,000 beloop. Die vergadering het besluit om 'n hoeveelheidsopname te maak. Om koste te bespaar word voorgestel dat Apiesdoringbome gekollekteer en gesaag word vir banke. Knoppiesdorings sal vir die vloere gebruik word. Die gemeente het dus aanvanklik besluit om self in te klim en baie van die bouwerk self te doen. Aan vakmanne het dit nie ontbreek nie, want baie van die lidmate was vakmanne verbonde aan die myn op Thabazimbi.

Die boukommissievergadering van 24 Oktober 1949 het o.a. besluit om 'n lening aan te gaan. Broeders Isak Joubert en Willie Viljoen het onderneem om 'n steenvorm te verkry. Broeder Voss (wie se seun tans op die Instandhoudingskomitee van die gemeente is), het 'n hoeveelheidsopname gemaak van die stene, sement en hout vir die vloere. Op voorstel van Meester Botha word besluit om tenders te vra vir die bou van die kerk. "onder die volgende hoofde:

(a) Die kerk as geheel,
(b) mure alleen,
(c) skrynwerk,
(d) staalkappe,
(e) staaldak,
(f) leidak."

Die bouplanne is aan Ds Joubert oorgelaat wat met 'n argitek sou onderhandel.

Die kerkbouery sou egter 'n ander wending neem. Die NHW-bouers of Weeshuis-bouers soos hulle kortweg genoem is, het intussen tot stand gekom. Onder leiding van Mnr AB van der N Herbst wat op die weeshuisdireksie gedien het, is hierdie firma gestig. Die boukommissie het op die uitdruklike voorstel van Ds Joubert, Mnr Herbst na die vergadering (gehou op 28-04-1950) uitgenooi. Nege tenders is verkry. Voordat die kommissie besluit het, is aan Mnr Herbst die geleentheid gebied om die vergadering in te lig oor die skema waarvolgens NHW-bouers sal werk. Die vergadering het besluit en met Ds Joubert se beslissende stem is NHW-bouers aanvaar as bouaannemer. Die argitek was mnr H Vermooten. Uit die notule van 8 Julie 1950 die volgende: "Op 10 Mei het Mnr Herbst opdrag ontvang van die argitek om die volgende prysopgawes te aanvaar:

| | |
|---|---|
| 1. Staalvensters: | £390:0:0 |
| 2. Staalkappe: | £411:3:6 |
| 3. Staaldeure: | £ 29:0:0 |
| 4. Staalbewapening: | £721:3:6 |
| 5. Platdak: | £ 34:5:0 |



*Inwyding: 30 Junie 1951.*



*'n Bekende gesig tydens 'n Nagmaalsgeleentheid.*



*Kerkgebou nader voltooiing.*

Op 'n latere vergadering (12 Aug. 1950) word besluit dat die hoeksteenlegging sal plaasvind op 7 Oktober 1950 om 2.30 nm. Die teks wat op die hoeksteen aangebring word is geneem uit Gen. 28:17 "Dit is hier niks anders as 'n huis van God nie". Daar word eenparig besluit dat die hoeksteen gelê sal word deur ds IJ Joubert. Die program het soos volg daar uitgesien:

* Ds IJ Prinsloo sal die rede voer tydens die hoeksteen legging.
* Ds AJG Oosthuizen sal die inwyding van die kerk waarneem.
* Mev Ds Joubert sal die kerk oopsluit.

Ds AJG Oosthuizen was gedurende hierdie tydperk voorsitter van die Hoë Algemene Kerkvergadering en het ook op die direksie van die weeshuisbestuur gedien.

Die datum moet ongelukkig verskuif weens heelwat vertragings en die Inwydingsdatum is verskuif na 30 Junie 1951. Die totale koste van die kerkgebou het op 27 Augustus 1951 £19,936:2:10 beloop.

Mnr Herbst het die kerkraad bedank. Hierdie was die eerste kerk wat deur hulle gebou was. "Vliegepoort het homself gehelp en die weg vir die NHW-bouers gebaan om met die organisasie voort te gaan en sodoende 'n geleentheid te skep vir kinders uit die weeshuis om loopbane te volg waarvoor die weeshuis self die moontlikheid geskep het. Daar word vir hulle werkgeleenthede geskep en 'n erfenis en 'n opvoeding gegee. Die voorbeeld van Vliegepoort het die beleid moontlik gemaak en die weg gebaan vir 5 nuwe kontrakte, nadat die betrokke persone hierdie kerkgebou kom besigtig het."

Die hoeksteenlegging het op Saterdag 7 Oktober 1950 plaasgevind. Die rede by hierdie geleentheid, is gevoer deur ds JJ Prinsloo. Ds Joubert het die hoeksteen gelê.

Op Saterdag 30 Junie 1951 was die Kerk van hoek tot kant gepak. Die nuwe kerk van Vliegepoort gemeente is ingewy. Die feesrede was gelei deur ds AJG Oosthuizen. Om 7.00 nm het ds JC du Plessis die eerste voorbereidingsdiens waargeneem. Die nagmaalsdiens is gelei deur Ds WF Huyzers en die slotdiens deur ds JAP van Tonder.

Dit was vir die gemeente en Ds Joubert nie 'n risiko nie. Hulle het volle vertroue gehad in die NHW-bouers. Die grootste oorweging was dat daar barmhartigheid en liefde van die gemeente uitgegaan het teenoor die weeshuis. Die toekoms van daardie wesies is met die bou van ons kerk ook in ag geneem – wie kon nog so daaraan dink om 'n Huis vir die Here te bou en daarmee saam barmhartigheid openbaar aan die minderbevoorregtes! Voorwaar, hierin onder leiding van die minsame Ds Joubert, is 'n groot mylpaal bereik in die geskiedenis van ons kerk. Mnr Albert Herbst word vandag steeds onthou as een van die grootste baanbrekers in die kontemporêre geskiedenis van ons kerk. Prof JP Oberholzer het dit so mooi gestel in die laaste Hoë Algemene Kerkvergadering nl "dat die werk wat mnr Herbst as administrateur van die kerk vir die kerk gedoen het, 'n hele hoofstuk in ons kerkgeskiedenis verdien." Ds Joubert se seuntjie, Isak (die sesde IJ Joubert) naamdraer van sy grootvader en vader is die eerste pastoriekind wat in Vliegepoort deur sy vader self gedoop is.

Ds en mev Joubert het ook ongerief verduur tydens hulle ampsbediening in die gemeente. Die pastorie was sonder ligte (lampe is gebruik). Die paaie was

steeds onbegaanbaar en net soos Ds van Wyk moes Ds Isak dikwels die broekspype oprol om die Krokodilrivier oor te steek tydens huisbesoek. Hy het ongeag die bouwerk, die gemeente gereeld besoek. Sy geliefkoosde staaltjie vertel van 'n besoek in die Kransberge. Daar het baie arm mense gewoon en wanneer hulle die predikant sien aankom, het hulle hom storm geloop met klaagliedere wat jou tot raserny gedryf het. Ds Joubert het die klaagliedere van Jeremia oopgeslaan en byna die hele boek deurgelees! Daarna het die lidmate nooit weer gekla nie. Net soos Ds PARC van Wyk moes Ds Joubert buitedienste hou op die verste punte in die gemeente. Hy moes tot 3 keer per Sondag preek:

1. Te Northam in die skoolsaal.
2. Te Swartklip by oom Ockert Engelbrecht in die ou skuur.
3. Te Chroommyn op die plaas van broeder Dippenaar.
4. Te Koedoeskop in die skoolgeboutjie.
5. Te van Wykskraal in die skoolgeboutjie.
6. Te Cumberland in die skooltjie.
7. Te Sentrum in die Groenvleise Laerskool.

Hy vertel ook die staaltjie van 'n klompie Hervormers wat deur Ds JJ Prinsloo getroud is. Die leraar moes van Rustenburg reis vir die troue. Hy het eers laataand in Thabazimbi aangekom. Intussen het die gasheer begin met die gesellighеid en nadat die fees lankal reeds aan die gang was, het Ds Prinsloo aangeland. Hy het die paartjie getrou en toe is daar verder bruilof gevier!

Ds Joubert het in 4 jaar se tyd die leiding geneem om 'n kerk te bou en groot gedeelte skuld daarop af te betaal. Die gemeente se grootste verwagting is vervul. "Nou het ons waarlik 'n kerk!" het 'n oubaas uitgeroep in blydskap."

Die gemeente het vir die stene betaal volgens 'n skema wat Ds Joubert uitgewerk het. Elke lidmaat het 'n belofte onderteken om vir 'n aantal stene te betaal. Steen vir steen is betaal sonder dat enige lidmaat nagelaat het om sy of haar verpligting na te kom. Op 15 Maart 1953 het Ds Joubert en sy eggenote die gemeente verlaat nadat hy 'n beroep na Alberton gemeente aangeneem het. Hy sal ook (DV) ons feesvieringe bywoon. Ds Joubert het intussen die bediening neergelê en is 'n onderwyser aan die Rand. Hy word onthou as 'n man wat met ongekende ywer kon werk, wat sy aan sy met sy oorlede vader, oom Isak, die kerk uiteindelik gebou het. Ook hy word met dankbaarheid onthou.

Die teks uit Gen 28:17 – "Dit is hier niks anders as 'n huis van God nie" – Is nie net treffend vir die kerkgebou nie, maar ook vir die rustigheid, die omgewing in die poort omring deur berge, heuwels en die prag van die bosveldbome – 'n ware Eden! Vandag wys die toring van die Ned Hervormde Kerk, Vliegepoort en die torings van die susterskerke uit die bodem van wat die poort van die dood was (Vliegepoort) na die hemel – na die wederkoms van Jesus Christus!



3. *DS JA SMIT:* Hierdie rustige en goedgeaarde Evangeliedienaar moes die leisels na Ds Joubert oorneem. Ook Ds Smit moes die wyduitgestrekte Vliegepoort, Northamgebied bearbei. Hy moes dikwels dae van die pastorie wegbly om elke lidmaat te besoek. Oom Manie Putter (jnr) vertel dat hy geen rustiger predikant geken het as Ds Smit nie. Deur sy vriendelike en rustige geaardheid, sy goeie prediking, en pastoraat, het hy die gemeente bedien sodat hulle groot liefde vir hom gekoester het. Na hom was ook verwys as die "gemeenskap se predikant".

Ds Smit was 'n goeie skut en jagter. Hy het geen bang haar op sy kop gehad nie – heelwat luiperds moes dit ontgeld! Hy het die gemeente vyf jaar lank bedien. Elke inwoner van die distrik het hy geken. Ds Smit was en is 'n netjiese en sjarmante persoon. Hy was 'n terggees vir wie die jeug veral besonder lief was. Dit was veral onder sy leiding dat 'n NHJV gestig is en op 'n goed georganiseerde basis geplaas is.

Uit die beskikbare notules is dit opvallend dat in daardie jare, lidmate heel dikwels opgeroep is na die kerkraadsvergaderings wanneer hulle hulle wangedra het. Die vaardigheid en liefde, die regverdigheid en begrip waarmee Ds Smit opgetree het as voorsitter tydens tug op opsighandelinge, is werklik noemenswaardig. Wanneer 'n mens hierdie notules lees, tref dit jou dat die kerkraad die opsig baie nougeset uitgevoer het. Wanneer iemand voor die kerkraad moes verskyn, het hy/sy tedoene gehad met mense wat vol begrip en liefde was. Dit was 'n kerkraad wat by hulle predikant geleer het dat tug sonder liefde net so wreed is as liefde sonder tug. Naas Ds G van Staden (8 jaar) het Ds Smit die langste in die gemeente gedien. Hy het met vaderlike sorg en baie opofferinge 'n voorbeeld gestel van geloofsgehoorsaamheid aan sy roeping en deur sy voorbeeld van harde werk. Ds Smit het twee broers t.w. Ds. JJ Smit en Ds. CJ Smit wat vandag nog saam met hom in die bediening staan.

Ds Smit moes net soos sy voorgangers baie dikwels drie eredienste op 'n Sondag hou. Dit was veral opvallend dat ook hy toegewyd buitedienste gehou het. In hierdie 5 jaar het Ds Smit die kerkraad en die gemeente uitgebou tot een van die sterkste gemeentes van ons kerk. Mev Smit het hom in alles getrou bygestaan. Die afstigting van Joachim Prinsloo gemeente sou nie in sy tyd plaasvind nie.

Dit is met dank en waardering dat die gemeente ook hierdie predikant in herinnering roep tydens hierdie halfeeu-feesvieringe. Hy en mev Smit het 'n beroep na Grootfontein (SWA) aangeneem na die lang skof van 5 jaar.



*Ds CL van der Berg.*

3. *DS CL VAN DEN BERG:* is eenparig as die volgende predikant van die gemeente beroep. Hy was toe studenteleraar aan die Universiteit van Pretoria. Die beroepsvergadering was gelei deur ds CJ Mans (later dr Mans). Hierdie voorbeeldige predikant het Vliegepoort bedien soos sy eie gemeente. Hy was seker een van die skerpste, intelligentste en toegewydste Teoloë wat die kerk opgelewer het. Ongeag al sy ander verpligtinge in sy eie gemeente en teenoor die kerk in die algemeen, het hy geen moeite ontsien met hierdie gemeente nie. In een van die notules word melding gemaak van 'n geskenk wat aan hom en Ds JP Oberholzer, wat vandag Prof in die teologie en voorsitter van die Hoë Algemene Vergadering is, oorhandig is. Ds Van den Berg is een van die mees dinamiese predikers in ons kerk. Die gemeente is deur sy goeie prediking gevoed en daar word vandag nog verwys na sekere preke.

Sy aankoms in die gemeente in Mei 1961, het plaasgevind vlak voor die Republiekwording. Die ou NAT-SAP stryd was in volle swang. Ook hier in die bosveld was die Afrikaners in twee kampe. Uit 'n notule gedateer 12 Mei 1961 het Ds van den Berg op 'n kerkraadsvergadering dit baie duidelik gestel: "daar moet asseblief nie van hom verwag word om 'n geheim te maak van sy politieke gesindheid of om voor te gee dat hy geen politieke opinie het nie. Daar sal in die kerkraad sommiges wees met wie hy op politieke gebied sal saamstem en ander van wie hy sal verskil. Dit is beter om dit byvoorbaat te aanvaar. Daarteenoor mag ons egter ook van die begin af sekerheid hê, dat diegene wat van hom verskil en diegene wat met hom saamstem, vir hom presies eenderse kerk- en kerkraadslede sal wees. Van albei (groepe) sal onder alle omstandighede waardige en voorbeeldige gedrag verwag word."

Hierdie optrede van die leraar het die politieke klimaat in die gemeente tot bedaring gebring. Vandag oor enkele weke voor die verkiesing in April 1981, is die gemeente rustig en is daar hoegenaamd geen partypolitieke twis wat die gemeente verontrus nie. So was dit al die jare: "ons Hervormers mag polities van mekaar verskil, maar ons dra nie die politiek die kerk binne om in broeder twis te lewe nie."

Ds van den Berg het en dien tans op baie kommissies van die kerk. Hy is o.a. lid van die Hoë Algemene Kommissie en tydens sy verblyf in Vliegepoort was hy ook lid van die Ringskommissie. As Afrikaner- Nasionalis, beweeg Ds van den Berg in die hoogste kultuurkringe. Hy is 'n gesogte spreker en 'n kenner van ons volk se geskiedenis. Die NHJV het hom baie na aan die hart gelê. Die publikasie "Pyle in die Hand" weergee Ds van den Berg se standpunt en bemoeienis met die jeug op 'n boeiende wyse. Hier in Vliegepoort het hy die goeie werk wat Ds Smit t.o.v. die jeug gedoen het, met baie inisiatief en liefde voortgesit. Vrydagaande was jeugaande. Dan het die leraar hom tussen sy jeug bevind wat hy besiel het om dienende, lewende lidmate van die kerk te wees.

Heelwat kampe is gereël en die balans tussen spel en die ernstige – die Woord, die roeping van die jongmens streng gehandhaaf. Ds van den Berg het vir jare op die Raad vir belydende jeug gedien. Hy het veral baie tyd spandeer aan die vakleerlinge in die mynmenasie.

Ds van den Berg het bepaal dat die eerste Sondag in die maand "huisgesindienste" gehou word. Die term mag misleidend klink maar in wese het dit beteken dat hy tydens hierdie dienste hom veral op die kinders (kategese) toegespits het. Buitedienste was ook Ds van den Berg se lot en nes sy voorgangers moes hy baie kilometers ry om sy werk te doen.

'n Ruim studeerkamer met 'n gastekamer, 'n groot "opgaardam", 'n ekstra motorhuis en bediende kamer is aangebou. Ds van den Berg het heelwat lemoen- en pampelmoes, nartjie en pruimbome aangeplant. In Thabazimbidistrik was hy by almal baie bekend en was nes die ander leraars ook die gemeenskap se predikant.

Hy was die eerste Hervormer wat die gemeenskap op die skoolraad verteenwoordig het. Saam met sy vrou het hy hom beywer vir die uitbou van die voortrekkerbeweging. Mev van den Berg was gedurende haar man se dienstydperk die orreliste van die gemeente. Ds Mossie van den Berg was ook 'n jagter.

Oom Tiny Combrink was 'n bedrewe vlieënier en het met sy vliegtuig vanuit die lug die wild bespied.

Met allerhande "toertjies" wat hy met die vliegtuig uitgevoer het het hy vir Ds Mossie aangedui waar die Koedoes hulle bevind! Tydens so 'n geleentheid kon oom Tiny nie die versoeking weerstaan om die predikant skrik te maak nie. Hy het met die vliegtuig op Ds Mossie afgepeil sodat die leraar vreesbevange keer op keer moes platval. Onnodig om te sê, oudl Tiny moes dit na die tyd ontgeld.

Ds en mev Van den Berg het die gemeente verlaat in 1964 nadat hy 'n beroep na Phalaborwa aangeneem het.



*Dr HG vd Westhuizen.*

5. *DS HG VAN DER WESTHUIZEN:* Op Sondagaand 13 September 1964 verkies die kerkraad onder voorsitterskap van Ds JH Steenekamp (konsullent) vir Ds HG van der Westhuizen van Vaalhartz. Hierdie uitsonderlike en begaafde predikant het die gemeente vir 3 jaar bedien. Hy is vandag Prof in die Teologie en verbonde aan die Universiteit van die Noorde.

Ds van der Westhuizen het vroeg reeds erns gemaak met die kategese. Uit 'n gemeenteblad (1965) word 'n skitterende uiteensetting gegee van kategese en die erediens. Die feit dat die Geloofsleer die ou Kort Begrip vervang het is te wyte aan Ds van der Westhuizen se diepgaande kennis van die kategese. In 'n slotparagraaf stel hy dit baie duidelik: "Sondagskool moenie skool wees nie. Sondagskool moet kerklike skool wees wat rekening hou met die fondamentlegging vir die verkondiging vir alle tye."

Gedurende Ds van der Westhuizen se verblyf in Vliegepoort het 'n groot droogte die land en veral die bosveld getref. Daar is landwyd op inisiatief van alle kerke onderling en met goedkeuring en oproep van die hoë owerheid 'n dag van verootmoediging afgekondig, op Dinsdag 18 Januarie 1966. Al die kerke dwarsoor ons land was van hoek tot kant gepak. "Ook ons gemeente het met verslae harte sugtend in massas kerkwaarts gegaan om 3.00 nm." Tydens hierdie verootmoedigingsdiens het Ds van der Westhuizen uit Ps 1 en Deut

28:1–24 gepreek. Die preek was so treffend dat die gemeente gevra het om dit in die gemeenteblad te publiseer.

Die sending was ook 'n saak in die kerk waaraan Ds van der Westhuizen baie aandag gegee het. Uit 'n gemeenteblad kom die volgende ernstige vermaning: "Dit help nie dat ons skree die kerke moet geleerdheid i.p.v. bekeerdheid na die swartes bring en om nie self die regte ding te doen nie. Al het baie kerke baie geld aan sending in ons land bestee, moet ons Hervormers nie alleen deur gesindheid nie, maar ook deur ons finansies aan SA en selfs die wêreld toon dat 'n kerk waarlik korrek sendingkerk kan en moet wees."

Ds van der Westhuizen het ook 'n besliste standpunt ingeneem t.o.v. nie hertrou van geskeides. Hy het dit veral gehad teen die maklike wyse waarop sommige mense skei. In 1962 alleen is 4,729 blanke huwelike deur egskeiding ontbind!

Alles wat hy aangepak het, het hy met groot deursettingsvermoë, eerlikheid en volharding deurgevoer. Sy goed, voorbereide preke, sy sterk oortuigings en veral sy vertroosting en bemoediging van gemeente en gemeenskap gedurende die droogte het die gemeente nie vergeet nie. In sy studeerkamer is getrou en gereeld gestudeer.

Mev van der Westhuizen het hom met al haar liefde en krag bygestaan en word deur die NHSV onthou vir die positiewe leiding wat daar van haar uitgegaan het.

Ds van der Westhuizen het ook die taak gehad om 'n wyduitgestrekte gemeente te bedien. Die gemeente het steeds gegroei en dit het byna onmoontlik geword om by elkeen huisbesoek te doen. Die statistiek vir 1965 lees bv soos volg: Belydende lede – 805. Daar was 378 huisgesinne. "Soveel huisgesinne as wat ander predikante in belydende lidmate het!"

In 1966 het Ds van der Westhuizen 'n beroep aangeneem na Vryburg.



*CS v H Steenekamp.*

6. *DS CSS STEENEKAMP:* Tydens die kerkraadsvergadering van 18 Desember 1966 onder voorsitterskap van Ds F van Oosten, word Ds CSS Steenekamp beroep. 'n Stil en minsame mens wat die gemeente vir 4 jaar met groot liefde en opofferinge bedien het. Sy vrou was orreliste van die kerk tydens Ds Steenekamp se verblyf en het met haar sterk persoonlikheid en goeie organisasievermoë die NHSV verder uitgebou tot 'n sterk vereniging. Ds Steenekamp

het sy plek volgestaan op elke terrein van die kerk. Hy was 'n netjiese persoon wat ook veel gedoen het om die kerkterrein in orde te kry. 'n Kombuis vir die NHSV het onder leiding van Ds en mev Steenekamp 'n baie sterk oorweging geword. Verder is die Danie Malanbeurs ingestel en het die kerkraad aan die Port Elizabeth se gemeente 'n skenking gemaak, aangesien die gemeente die fondse ernstig benodig het. Vandag leef die gemeente nog steeds met dieselfde gees van liefde en barmhartigheid teenoor gemeentes wat hulp nodig het. Khatu gemeente word ook tans deur Vliegepoort bygestaan.

Die volgende statistiek gee 'n beeld van die groot omvang van die gemeente tydens Ds Steenekamp se verblyf.

Sieletal: 1 307
Ledetal: 823

Dit was Ds Steenekamp wat die leiding geneem het met die afstigting van Joachim Prinsloo as selfstandige gemeente. Oudl Z Young (neef van ds Young van Zeerust) het al die jare gepleit dat Northam, Swartklip en Bierspruit 'n selfstandige gemeente moet word.

Uit 'n nuusbrief van die gemeente (nr 19 – Maart 1969) word die volgende insiggewende berig geplaas: "Vliegepoort in kombinasie: In die twee maande sedert die afstigting van Joachim Prinsloo gemeente is daar voortdurend gewerk aan 'n bevredigende formule waarop die beginsels waarop afstigting berus het, tot uitvoer gebring kon word. Die vorming van hierdie kombinasie is sonder voorbeeld in ons kerk en verskillende interpretasies van die kerkwet het 'n vertraging in die hand gewerk. Die probleem was rondom die artikel wat bepaal dat by afstigting, 'n afgestigte gemeente 'n vakante gemeente is, terwyl die nuwe gemeente in werklikheid en volgens afstigtingsooreenkoms, nie vakant geword het nie. Onderhewig aan die kombinasie-ooreenkoms, het Joachim Prinsloo nou vir Ds Steenekamp beroep en word hy DV oor die naweek van 31 Mei te Northam bevestig deur die konselent, Ds WJ Engelbrecht van Rustenburg-Suid." Ds Steenekamp het dus twee gemeentes bedien wat beteken het dat hy nog maar steeds 'n ontsaglike taak gehad het!

Ds "Stony" (soos hy alombekend was), het ook veral baie aandag aan die NHJV gegee. Kampe was gereël en goedgeorganiseerde jeugwerk gedoen.

Die gemeente was baie teleurgesteld toe hulle geliefde predikant op 'n kerkraadsvergadering (Don. 8 Januarie 1970) besluit het om uit die bediening te tree.



*Ds GJ v Staden.*

6. *DS GJ VAN STADEN:* Is op 15 Februarie 1970 beroep. Hierdie saggeaarde, toegewyde en vriendelike predikant het die gemeente vir 8 jaar bedien. Hy het sy werk baie nougeset en netjies gedoen. Die notules uit sy dienstydperk is van die netjieste wat skrywer nog gesien het.

Die gemeente Joachim Prinsloo was afgestig en die gemeente dus kleiner in omvang. Tog het die lidmatetal bly groei en Ds van Staden het jaar na jaar meer lidmate gehad wat besoek moes word. Net soos sy voorgangers was die vele buitedienste in die uitgestrekte gemeente ook sy taak.

Ds en mev van Staden het hulle volle gewig ingegooi sodat die ou saaltjie (vroeër kerkgeboutjie) in 'n doelmatige saal met 'n lieflike kombuis omskep is.

Die kerkterrein sowel as die pastorietuin het baie aandag en beplanning geverg. Ds en mev het op die goeie werk van ds en mev Steenekamp voortgebou en 'n pragtige tuin aangelê.

Ds van Staden was vir 'n hele paar jaar Ringsvoorsitter en was ook lid van skoolbeheerraad, die skoolkomitee en lid van die skoolraad!

Sy gemeente het hy met toewyding bedien. Net soos sy voorgangers gereeld huisbesoek gedoen en deur goeie prediking en leiding die gemeente versorg.

Hy het bekend gestaan as 'n hardwerkende predikant wat geen moeite ontsien het om sy gemeente te bedien nie.

In die gemeenskap was hy bekend en geliefd. Sy geaardheid was sodanig dat oud en jonk maklik met hom oor die weg kon kom. Uit menige notule is dit duidelik dat hy met groot kundigheid en vaardigheid die gemeente van raad en advies bedien het. Vandag is die jaarlikse barmhartigheidsdiensfunksie een van die instellings wat deur die inisiatief van Ds van Staden tot stand gekom het.

Uit 'n notule gedateer 7 Mei 1971 word melding gemaak van die besorgdheid wat daar by die leraar en kerkraad bestaan het oor lidmate wat Sondae moes werk (veral dié by YSKOR). Daar is 'n skrywe gerig waarin die kerk sy kommer uitspreek oor hierdie toestand. Oudl WJ de Wet is as koster aangestel (hy is die broer van Prof IJ de Wet). Oom Willie het die gemeente tot en met sy

hartaanval ook as diaken en ouderling gedien en is vandag nog 'n toegewyde lidmaat.

Ds van Staden het ook 'n besondere voorliefde vir die jeug gehad. Bejaardesorg, siekepastoraat en veral die bystand aan dié wat onder groot beproewinge gestaan het, het hy met deernis en opregte belangstelling versorg.

Sy lang verblyf in die gemeente het meegebring dat baie vriendskapsbande gesluit is. Die gemeente wil ook teenoor hom en mev van Staden hulle dank oordra. Mev van Staden het die gemeente as orreliste bedien en was 'n staatmaker voorsitter van die NHSV. Ds van Staden het in 1979 'n beroep aangeneem na die gemeente Rustenburg-Suid.

**Vandag**

Thabazimbi beleef tans 'n bloeitydperk wat ongeewenaard in sy geskiedenis is. In die volgende jare sal hierdie dorp een van die sterkste groeipunte in die Noord-Transvaal wees. Dit het alreeds meegebring dat die lidmate syfer die 700 kerf verbygeskiet het.

Daar bestaan twee sterk NHJV's, 'n Junior NHJV by die Hoërskool Frikkie Meyer en 'n NHJV vir die belydende jeug. Hierdie Jeugverenigings toon tans 'n ongekende groei.

Die NHSV bestaan uit 40 aktiewe en dienende lede wat saam met die kerkraad die ruggraad van die gemeente vorm. Daar dien tans 35 ouderlinge en 31 diakens op die kerkraad.

Die jonger geslag verstaan hulle roeping in dieselfde gees as wat die van gister en eergister dit verstaan het. Hulle is trots op hulle kerk, hardwerkend en getrou met net een doel voor oë: "Om lewende, heilige offers te wees wat vir God aanneemlik is." Die uitdagings wat die toekoms ons bied word met biddende opsien na God aanvaar.

Buitedienste word nog steeds op Van Wyksrand, Koedoeskop, Sentrum en Matjiesfontein gehou. Waar die aanddienste in heelwat platelandse gemeentes weggeval het, word daar nog gereeld aanddienste in Vliegepoort gehou.

Die gemeente wil ook aan die konsultante wat nie in die verloop van die geskiedenis genoem is nie, dankie sê: Di WM Wolmarans (van Brits), Fourie (van Brits), Van Oosten (van Zwartruggens), WJ Engelbrecht (van Rustenburg-Suid), TFJ Dreyer (van Rustenburg), AT MacDonald (van Ruskoppies) en die jonger man van Joachim Prinsloo SJ Pretorius en JC Parkin.

Ds Wolmarans het 'n groot rol gespeel as konsultant en vriend van Vliegepoort. Sy afsterwe word diep betreur.

Aan ons susterskerke wil ons ook ons innige dank betuig vir hulle liefde en begrip, ondersteuning en bystand die afgelope 50 jaar.

"Mag die kerk van Jesus Christus ook hier in die Bosveld steeds groei, nie net in getalle nie, maar ook in toewyding, volharding in die gebed en geloof en in deugde".

Soli Deo Gloria



***Voor:*** *G van Staden, H Smit, H Pelser, G Muller, ds RDJ van Wyk; HJ Putter, T Potgieter (Skriba), CR Roets, P Swart.*

***2de ry:*** *A de Jager, JBJ van Deventer, O van Deventer, C Smith, A Combrinck, G Snyman, W Roets, Bezuidenhout, Tollie Snyman.*

***3de ry:*** *J Joubert, J van Greunen, H Coetzee, L van Graan, P Oberholzer, A Hattingh, J Etsebeth, R du Plessis, Jan Pelser, B Botha, D de Jager, G de Wet, G Ehlers, P mostert, B Theron.*

***4de ry:*** *P Oberholzer, A van Wyk, A von Wulighigh, J Putter, K Pieterse, W van Deventer, T Herbst, K Nel, B Muller, W Wolmarans, J Combrinck, G Dippenaar.*



**FINANSIËLE KOMITEE**

***Voor:*** *JA Smit (Kassier), HT Pelser, G Muller, Ds RDJ van Wyk, HJ Putter, T Potgieter (Skriba), J Joubert*
***Agter:*** *J Etsebeth, J van Greunen, A Hattingh, B Botha.*





# NHSV Name

***Vlnr:*** *E Steenekamp, N Roets, E v Deventer, A v Deventer, F van Wyk, H Theunissen, M Joubert, E Hattingh, H van Deventer.*

***Agter:*** *A Botha, L Steenekamp, P de Wet, T Putter, T van Graan, K Nel, Oberholzer, M Mosterd, S Snyman, H v Rooyen.*



# NHJV

***Vlnr:*** *A v Rensburg, J v Rensburg, Oudl A Hattingh, Ds R van Wyk, Voorsitter J Putter, T van Wyk, A Nel.*

***2e Ry:*** *L Snyman, Potgieter, Henning, Henning, M v Deventer, E Coetzee.*

***3e Ry:*** *Piet vd Westhuizen, A van Wyk, J v Deventer, P Oberholzer, T v Deventer, P v Deventer.*



*Katkisante 1981.*

# Dankbetuigings

1. Aan elkeen wat 'n bydrae gelewer het om hierdie blaadjie moontlik te maak.
2. Aan mev ds Van Wyk vir al die tikwerk.
3. Aan Gutenberg Boekdrukkers vir die druk van die blad.
4. Aan Omar Meer en Hannes Beyards vir die fotografie.
5. Aan ds RDJ van Wyk wat op kort kennisgewing hierdie historiese oorsig onder moeilike omstandighede moes skryf.

Ouderling GL Muller namens die gemeente.

# Program vir die Half-eeufeesviering van die Gemeente Vliegepoort

**SATERDAG 2 MEI 1981**

Opening van Barmhartigheidsdiensfunksie: Br CS Steenekamp.

**Voorbereidingsdiens** om 7.00 nm: Prof Dr HG van der Westhuizen.

**Gelukwense:**

1. Die Hoë Algemene Kommissie.
2. Die Ring van Rustenburg: Dr JFJ Dreyer.
3. Die skole: Mnr D Hanekom.
4. Die NG Kerk: Ds J de Klerk.
5. Die Gereformeerde Kerk: Ds G Scheepers.
6. Die gemeenskap: Rdsl F Erasmus (Burgemeester).
7. 'n Kort oorsig oor geskiedenis: Br I Joubert.

**SONDAG 3 MEI 1981**

**Nagmaalsviering:** Ds CL van den Berg.

**Bediening van die tafels:**

Di G van Staden, JA Smit, AT Macdonald, JC Parkin en RDJ van Wyk.

**Danksegginng:** Ds PARC van Wyk.

**Doop:** Ds RDJ van Wyk.

**Middagete.**